SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 25 JULIE 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

GELUKKIGE 100STE VERJAARSDAG

DIE SARL HF KOMPETISIES IN AUGUSTUS

en

ODH RADARS WERK MET ONGEMOEIDHEID IN AMATEUR RADIO TOEKENNINGS

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met die nuus van vyf Stil Sleutels:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Dirk Ligthelm, ZS2D op Maandag 12 Julie 2021 stil geword het. Dirk was tegnies begaafd en amateur radio was sentraal in sy wese. Voorheen die adjunkhoof van die Ermelo Tegniese Kollege het Dirk en sy vrou Alida in Jeffreysbaai afgetree. Ons betuig ons innige meegevoel aan sy vrou Alida en dogter Linda.

SARL Nuus het bevestiging ontvang dat Jan Engelbrecht ZS6JE op Dinsdag 13 Julie 2021 oorlede is.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Tjaart van der Walt, ZS6KW van Heidelberg, Gauteng op Saterdag 17 Julie 2021 stil geword het.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Theo van Wijk, ZS6BDF op Maandag 19 Julie 2021 stil geword het. Hy was 'n erelid van die Kemptonparl ARTV. Ons betuig ons innige meegevoel met sy vrou Beulah, ZS6BDX, hul 4 kinders, gesin en vriende.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Frans Durand, ZS4FD, op Woensdag 21 Julie op 81 jarige ouderdom stil geword het. Frans ontvang die Jack Twine-toekenning in 2007 en word in 2016 met Erelewenslidmaatskap van die SARL vereer. Hy was 'n aktiewe lid van SARL HAMNET en ook erelid van die Sasolburg Radioklub. Ons betuig ons innige meegevoel met sy vrou Yvonne, kinders, kleinkinders en vriende.

Die SARL-kantoor wag nog op inligting oor die heengaan van PJ van Blerk, ZS6PVB; en Deon, ZS6OM soos verlede week berig.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

GELUKKIGE 100STE VERJAARSDAG

Kelley by die NARS het die SARL Nuus-span meegedeel dat Yank Rothenberg, ZS6JH in Februarie 2021 sy 100ste verjaardag gevier het. Hy het sy Senior ledegeld vir 2021/22 betaal. Baie geluk met jou verjaarsdag Yank!

DIE SARL HF KOMPETISIES IN AUGUSTUS

Die doel van die HF-kompetisies is dat deelnemers soveel moontlik radio amateurs in Suider-Afrika kontak op die 20, 40 en 80 m-bande. Die kompetisie vind oor drie Sondae in Augustus plaas. Die foon kompetisie op 1 Augustus, die digitale kompetisie op 15 Augustus en die GG kompetisie op 29 Augustus en die telling het verander - een punt vir 'n foon-QSO; 1½ punte vir 'n digitale QSO en 2 punte vir 'n GG QSO.

Die HF Foon kompetisie duur van 14:00 tot 17:00 UTC (16:00 tot 19:00 SAT) op Sondag 1 Augustus 2021. Die uitruiling is 'n RS-verslag en 'n opeenvolgende reeksnommer vanaf 001. Jy kan deelneem as enkel operateur enkel radio - enkelband of 'n enkel operateur enkel radio - alle band stasie met 'Jong Dame' en 'Jeug' afdelings. Jy en mede-amateurs of jou klub kan deelneem as 'n multi-operateur enkelband of as 'n multi-operateur alle band stasie. Dien jou logstaat in ADIF, Cabrillo of MS Excel formaat in teen 23:59 SAT op Vrydag 6 Augustus 2021 per e-pos na zs4bfn@mweb.co.za. Kry al die reëls op bladsy 86 van die 2021 Blouboek.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

OOR-DIE-HORIZON RADARS WERK MET ONGEMOEIDHEID IN AMATEUR RADIO TOEKENNINGS

In sy nuusbrief van Junie het die Internasionale Amateur Radio-unie Streek 1 Monitering Stelsel (IARUMS) gesê dat oor-die-horison-radars (OTHR's) nie hul oorheersing as amateur-indringers verminder nie. "Die aantal waarnemings wissel effens, maar is altyd binne 'n soortgelyke omvang," lui die nuusbrief. "Dieselfde geld vir ander radio stelsels (soos CIS-12, ens.) Met somer voortplanting (insluitend sporadiese E), is talle dryfnet radio boeie en ander visgereedskap weer op 10 meter gehoor, wat onwettig dien om visnette te merk op die see, het die nuusbrief gesê. Dit werk gewoonlik in die segment 28,000 – 28,450 MHz. Uitsendings is kort, maar gereeld gedurende die dag. Dit word dikwels in GG geïdentifiseer, wat een tot drie letters uitstuur, hoewel boeie met 'n konstante draer ook waargeneem word. GPS-boeie stuur kort sarsies in FSK (F1B) met hul posisies deurmekaar. Monitors kry gereeld "seerowers" wat sonder enige identifiseerder werk.

DIE 24STE INTERNASIONALE VUURTORING EN LIGSKIP NAWEEK

Die 24ste ILLW vind op 21 en 22 Augustus 2021 plaas. Besoek die ILLW-webwerf by https://illw.net/index.php vir meer inligting. Die volgende Suid-Afrikaanse vuurtorings is tot dusver geregistreer: Roman Rock Vuurtoring, Kaap Hangklip Vuurtoring, Groenpunt Vuurtoring, Kaap St Blaize Vuurtoring, Danger Point Vuurtoring, Doring Bay Vuurtoring en die Cooper Vuurtoring. Garth, ZS5GMW is besig om inligting te kry oor die Umhlanga Rocks Vuurtoring en Dennis, ZS2B wag op toestemming vir die Great Fish Vuurtoring.

KLUB NUUS

Jo, ZS5PO berig dat die AJV van die Zululand Amateurradioklub vandag op 25 Julie 2021 op Zoom sal plaasvind. Kontak Jo vir meer inligting.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar verskeie sonvlekgroepe met ’n eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar. Daar word nie ernstige sonfakkelaktiwiteit verwag nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan ’n verwagte effektiewe sonvlektelling van vyf-en-twintig vir die week gebruik.

Radio amateurs kan laatmiddag DX openinge op die 17 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag - die Zululand ARK AJV via Zoom

27 Julie - die Secunda ARK vergadering

28 en 29 Julie - die Delta Aquarids meteor buie

1 Augustus - die SARL HF Foon kompetisie

9 Augustus - Nasionale Vrouedag en die SARL YL Naelloop

12 Augustus - Internasionale Jeugdag

12 en 13 Augustus - die Perseïede meteor buie

14 Augustus - die SARL Jeug Naelloop

15 Augustus - die SARL HF digitale kompetisie

17 Augustus - die PEARS en Grens ARK vergaderings

21 Augustus - die Magalies en Highway ARKs vergaderings

21 en 22 Augustus - die Internasionale Vuurtoring- en Ligskip Naweek

28 Augustus - die CTARS-byeenkoms en die SARL 40 m Ruit Vierkant naelloop

29 Augustus - die SARL HF GG kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

GELUKKIGE 100STE VERJAARSDAG

Kelley by die NARS het die SARL Nuus-span meegedeel dat Yank Rothenberg, ZS6JH in Februarie 2021 sy 100ste verjaardag gevier het. Baie geluk met jou verjaarsdag Yank!

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.